# OP PAD MET CHRISTUS

GEDENKALBUM

1965




1990

NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

# HORISON GEMEENTE

# Voorwoord



**Ouderling A A du Plessis**
**(Redakteur)**

## "OP PAD MET CHRISTUS"

Wat 'n wonderlike gedagte en kosbare kleinood om mee te neem op die volgende skof na ons halfeeufees en daarna! Baie van ons sal daar nie meer wees nie, maar intussen is dit 'n vertroostende gedagte om met Christus op pad te wees na ons ewige bestemming.

Ons wil ons dank en waardering betuig aan suster Bettie van Wyk, die ontwerpster van die pragtige embleem op die voorkant van die buiteblad. Toekomsgerig; arms hemelwaarts gestrek – 'n simbool van die genade van God.

Die leuse "OP PAD MET CHRISTUS" sluit pragtig aan by wat ons lees in Eksodus 33:15: "Toe het Moses vir Hom gesê: As U nie self saamgaan nie, moet U ons nie van hier laat wegtrek nie". Na die sonde wat deur die volk gepleeg is, naamlik om 'n goue kalf as afgod te maak, het Moses, die kneg van God, om vergifnis vir hulle sondes gepleit en toegevoeg: "as dit nie kan nie, moet U my naam maar uitvee uit die Boek wat U geskrywe het". Die Here se antwoord, dat hulle wat teen Hom gesondig het se name uitgewis sal word, maar dat Moses die volk moes lei na die bestemming wat deur God vir hulle bepaal is, is veelseggend.

Moses het aan God gevra wie Hy met hom sal saamstuur. "Moet Ek self saamgaan", was God se teenvraag. Moses se reaksie was: "As U nie self saamgaan nie, moet U ons nie van hier af laat wegtrek nie".

Moses sal, gehoorsaam aan dié opdrag, die volk lei, maar op dié voorwaarde dat die Here tog self moet saamgaan. As dit nie kan gebeur nie, moet God hulle tog nie laat wegtrek nie. Moses en sy volk móés trek, vorentoe, die toekoms in, na 'n bestemming. Maar nie alleen nie. Die Here moes saamgaan. Sonder die Here moes hulle liewer bly waar hulle is. Die Here, die Sterke God, moes hulle self lei, beskerm en versorg. Dán, en dan alleen, sou hulle hul bestemming bereik. Dit sou fataal wees om sonder die Here te trek.

Ons, as gemeente, het gekom by 'n nuwe vertrekpunt. Geen toekoms is sonder 'n verlede nie, en geen vandag sonder 'n gister nie. Ons kyk dus met groot dankbaarheid terug op die pad wat ons as gemeente die afgelope vyf en twintig jaar geloop het. Die pad wat agter lê, getuig onomwonde van die genadige Hand van God oor die Kerk in die algemeen, maar oor die gemeente van Horison in die besonder. Laat die goedheid en genade van God vir ons 'n besieling wees op ons reis vorentoe. Laat ons egter die reis nie alleen aandurf nie, maar in opregte geloof in ons Skepper, biddende om sy bekwaammakende genade en nabyheid. Hy, en net Hy alleen, kan ons 'n veilige toekoms waarborg.

Voor ons lê die weg na die onbekende toekoms. Ons, indiwidueel, as Kerk en as Volk, moet voorttrek die toekoms in, na die bestemming wat deur God vir ons beplan is. Die weg van die toekoms is vir ons 'n onbekende weg. Geeneen van ons kan enkele sekondes die toekoms in sien nie. Elkeen van ons beleef die NOU; elke NOU soos dit kom, is onbekend en onseker. Maar die Here ken die toekoms. Vir Hom en by Hom is niks onbekend, donker of onseker nie.

Laat ons ernstige gebed wees: Here gaan asseblief saam met my, met ons Kerk wat U Kerk is, en met ons Volk wat U Volk is. Laat ons nie van hier optrek as U nie saamgaan nie.

**Redakteur**

## Ampsdraers in kronologiese volgorde

**PREDIKANTE:** DS J A P VAN TONDER
DS F BEYTELL
DS W P VAN DER MERWE
DS J J VAN WYK

**SKRIBAS**
A LOUW
A A DU PLESSIS
C C A GREYLING
A POTGIETER

**KASSIERE**
G P J WOEST
L E WILKEN
W J REYNEKE
G J BOTHMA
J G JACOBS

**KOSTERS**
P S VAN STADEN
A A DU PLESSIS
C C A GREYLING
D J VAN SCHALKWYK
Mev. MARIE POTGIETER

**KOLPORTEURS:** A LOUW
A A DU PLESSIS
C C A GREYLING
F W WOLFF
J S BRONKHORST

**OPGEDRA AAN DS J J VAN WYK**

# Aanloop tot die afstigting van Horison gedurende die jaar 1964 vanaf die Moedergemeente Roodepoort

Op 'n kerkraadsvergadering van 11 Maart 1964 word ouderling J F Bothma en mnr Gys Woest deur Roodepoort-kerkraad gekies om met twee ouderlinge van Florida, naamlik ouderling G W T Oosthuizen en ouderling John Hough samesprekings te voer oor die totstandkoming van 'n nuwe gemeente tussen Roodepoort en Florida, met ander woorde die gebiede Horison, Ontdekkers en die gebied agter die berg.

Op die daaropvolgende vergadering deel ouderling Bothma mee dat hy bedank as lid van die tweemankommissie aangesien hy na Durban verplaas is. Ouderling J L de Wet word toe in sy plek verkies. Samesprekings word gedurende Mei 1964 met die afgevaardigdes van Florida aan huis van ouderling Oosthuizen gevoer. Dit het egter spoedig duidelik geword dat Florida se afgevaardigdes, veral ouderling Oosthuizen, nie te vinde was vir een gemeente nie, maar dat hulle hul eie gemeente van omtrent 201 lidmate uit inwoners van Ontdekkers wou vorm. Ouderling Oosthuizen se standpunt was om 'n klein selfstandige gemeente te vorm. Dit was die eerste en laaste samesprekings hierdie en die bevinding is aan Roodepoort-kerkraad oorgedra.

'n Nie-amptelike vergadering van die Kerkraad van die Horison-gebied en lidmate agter die berg, word deur ds J A P van Tonder belê vir 2 Junie 1964 en altesaam 21 broeders daag op. Daar sou veral besin word oor 'n afsonderlike afstigting. Horison en die beleid agter die berg was betrokke. Volgens die sensus van Februarie 1964 was daar 724 lidmate in die Roodepoort-gemeente. Daar was egter volgens die lidmaatregister 857 lidmate en slegs 681 volgens die offergaweboeke. Die aanduiding was dat die Roodepoort-gebied 477 en Horison-gebied 247 lidmate gehuisves het.

Op die kerkraadsvergadering van 12 Augustus 1964 was die kwessie van afstigting al dan nie hoog op die sakelys. Ds Van Tonder stel dit aan die teenwoordige kerkraadslede dat hulle hulself twee belangrike vrae moet afvra, naamlik –

(1) is die aantal lidmate voldoende om te kan afstig?
(2) is die offergawe voldoende vir twee gemeentes?

'n Bespreking vind plaas onder andere deur ouderling L Grové en ouderling Beyers Steinmann wat dit veral oor die beperkte uitbreidingsmoontlikhede van die moedergemeente en hoë boukoste van 'n kerkgebou en pastorie het.

Diaken J du Toit wys die Kerkraad daarop dat die uitgawes tans die inkomste oorskry. Nog ses lede neem deel aan die gesprek, waarna ds Van Tonder repliek lewer.

Ouderling A R Posthumus stel voor, gesekondeer deur ouderling L Grové, dat daar nie afgestig word nie. Ouderling J L de Wet stel voor dat daar afgestig word en dié voorstel word deur ouderling N F du Preez gesekondeer. Daar word besluit met 18 stemme teen 15 ('n meerderheid van drie stemme) om af te stig. Ds. Van Tonder deel die vergadering mee dat bogenoemde besluit onderworpe is aan die goedkeuring van die Ringskommissie van Krugersdorp.

Die eerste gemeentegrense het as volg daar uitgesien: Suid- en oosgrens: die ou aslaan tussen 8ste Laan, Roodepoort-Noord, en Horison; Argyllstraat tot in Du Toitstraat, noord daarmee tot by Kilburnstraat en vandaar oos tot by Kliprandstraat. Die westekant, die verlenging van die ou aslaan tot by die spoorlyn en daarvandaan in 'n westelike rigting tot by die grens van Witpoortjie. Die notule noem nie die gebied agter die berg tot by Honeydew nie, maar dit was ook deel van die nuwe gemeente.

As bruidskat word die huidige pastoriestandplaas 385, De Wetstraat 64, asook die twee standplase oorkant die pastorie, erwe nrs 510 en 512, geskenk. Die waardasie was R14 000,00 vir die pastorie en R2 500,00 vir die twee standplase. Die twee standplase is as spesiale geskenk aangebied deur die moedergemeente aan hul dogtergemeente. Dié gebaar was prysenswaardig en het ons later in staat gestel om die huidige kerkstandplaas te bekom.

Die afstigting van Horison het met groot geloof en vertroue gepaard gegaan en daar is baie hard gewerk. Tot twee troues op 'n Saterdag is aangebied, maar laat ons nie onsself prys en op die skouer klop nie, die Heer van die Kerk kom al die eer en die lof toe. Dit is met dankbaarheid dat daar nou teruggekyk kan word oor 'n kwarteeu van bestaan en vooruitgang. Al die lof aan die Here wat mense gebruik het om vooruitgang en groei vir Sy Kerk op aarde te bewerkstellig.

**Ouderling J L de Wet**

# Nederduitsch Hervormde Gemeente Horison – Historiese oorsig

'n Vergadering van die wyk Horison is op 2 Julie 1964 gehou om die wenslikheid van afstigting vanaf Roodepoort-gemeente te bespreek. Die 21 lidmate van diè wyk, in samewerking met 'n kommissie uit Roodepoort-gemeente, het tot die slotsom gekom dat sodanige afstigting wel geregverdig is. Goedkeuring vir die afstigting is gegee op die kerkraadsvergadering van Roodepoort-gemeente op 12 Augustus 1964. Die datum vir afstigting is bepaal vir 31 Januarie 1965.

### Kombinasie-ooreenkoms

Die gemeente Horison het 'n kombinasie-ooreenkoms aangegaan met die (ook pasgestigte) Gemeente Ontdekkers, en dié kombinasie het geduur tot 31 Desember 1975.

### Eredienste

Tot 30 Mei 1971 is eredienste gehou in die skoolsaal van die Laerskool Jozua Naude.

### Eerste kerkraadslede

Van die Kerkraad wat aanvanklik in die gemeente gedien het, is ouderling A A du Plessis nog deurentyd in die Kerkraad terwyl verskeie ander vertrek het en na verloop van tyd weer teruggekom het. Diaken A Louw is as die eerste skriba verkies en broeder G Woest as kassier. Na die bedanking van broeder Woest (weens swak gesondheid) is broeder L E Wilken as kassier verkies (1965). Nadat diaken A Louw op 14 Desember 1967 sy bedanking ingedien het, word ouderling A A du Plessis in sy plek verkies. Laasgenoemde twee broeders was met verloop van tyd sinoniem met die gemeente omdat hulle hul onderskeie pligte vir soveel jare met onderskeiding beklee het.

### Eerste Predikant

Die gemeentes Horison en Ontdekkers het op 'n gekombineerde kerkraadsvergadering van 17 Februarie 1965 hulle eerste beroep uitgebring en is ds J A P van Tonder beroep. Ds Van Tonder het die beroep aangeneem en het sodoende die eerste predikant van dié gemeentes geword. Gedurende Januarie 1967 het ds Van Tonder 'n beroep na die Gemeente Fonteinedal aangeneem. Na sy vertrek het die gemeentes 18 vrugtelose beroepe uitgebring. Die negentiende beroep, naamlik dié op proponent F Beytell, was suksesvol. Intussen was die twee gemeentes vir 'n tydperk van twee jaar herderloos. Dr C Mans en ds D J Dreyer het in dié tydperk as konsulente opgetree.

### Gemeentelike groei

Op 23 Julie 1965 is die eerste bedrag van R2 500 belê en op 18 Augustus 1966 is die eerste boukommissie aangestel, en is besluit om van die



**Laerskool Josua Naudé. Die lokaal waar die gemeente sy eredienste gehou het sedert afstigting – 31 Januarie 1965 tot en met 30 Mei 1971.**

gemeente toestemming te verkry om bouplanne vir 'n kerkgebou te laat teken. Aan die einde van 1968 het die gemeentelike boufonds al die mooi bedrag van R22 000 oorskry. Op die gemeentevergadering van 9 September 1967 is besluit om 'n kerkgebou en saal op te rig volgens die sketsplanne van diaken C C Strydom. Die kostes daaraan verbonde sou om en by R55 000 beloop sonder ameublement.

Na die herroeping van dié besluite is die dienste van 'n argitek bekom en is daar met teleurstelling vasgestel dat daar nie 'n kerkgebou op standplase 510 en 512 opgerig mag word nie, en is besluit om van die erwe afstand te doen. Erf 711 is van die Stadsraad van Roodepoort verkry. 'n Gedeelte van die erf is egter uitgehou vir parkeerdoeleindes.

Die eerste sooi is gespit op 20 Junie 1970, gevolg deur die hoeksteenlegging op 17 Oktober 1970. Die inwyding van die kerkgebou het op 5 Junie 1971 plaasgevind. Ten spyte van hindernisse en probleme wat die gemeente in sy kort bestaan ondervind het, was daar op geestelike sowel as stoflike gebied groot dankbaarheid teenoor ons Hemelse Vader wat in Sy genade ons met Sy krag en alomteenwoordigheid gelei het.

## Predikante

Op 9 April 1972 neem ds Beytell afskeid van die gemeente nadat hy 'n beroep na die Gemeente Waterberg (Nylstroom) aanvaar het. Onder voorsitterskap van dr T F J Dreyer van die Gemeente Noordrand word ds W P van der Merwe van die kombinasie Bloemhof/Makwassie beroep. Hy aanvaar die beroep op 8 Augustus 1972.

Na bykans 11 jaar in die gemeente word ds Van der Merwe se 35ste jaar in diens van die kerk op 22 Mei 1983 gevier. Op 16 Augustus 1983 lê hy die tuig neer. Ds Van der Merwe en sy gade vestig hulle daarna op die familieplaas buite Fochville vir 'n welverdiende emeritaat.

## Verdere verloop van die gemeente se geskiedenis

Na die voltooiing van die Kerkgebou en die vertrek van ds Beytell het ds Van der Merwe met sy jarelange diens en ondervinding die gemeente gelei op sy eie kalme manier. Hierdie tydperk het ook gedien om aan die gemeente die nodige tyd te gun om die kerkskulde te delg en te besin oor verdere verwikkelinge soos die groei in die gemeente dit toelaat en vereis. 'n Vyf akker plot met 'n taamlike nuwe woonhuis daarop word van Jan du Toit aangekoop vir R24 000. Op 11 Januarie 1976 word 5 wyke vanaf Witpoortjie-gemeente ingelyf by Horison. (Dit is die gedeeltes noord van die treinspoor, naamlk Breuananda, Wilropark, Roodekrans en Mindalore-Noord. Die kerkraadslede wat voor inlywing in dié wyke diens gedoen het, word na inlywing weer as kerkraadslede vir die ingelyfde wyke voorgestel en aangeneem.

Op 3 erwe in Wilropark wat oorspronklik deur die Gemeente Witpoortjie aangekoop is, word kragtens die gemeentevergadering se besluit van 12 November 1978 aan die Stadsraad van Roodepoort terugverkoop aangesien dit nie geskik was vir die oprigting van 'n kerkgebou of pastorie nie. Met die verloop van tyd het die behoefte ontstaan aan 'n saal en kategese-lokale weens die deurlopende groei.

## Predikante

Op 'n spesiale kerkraadsvergadering gehou onder voorsitterskap van ds W W Papp word ds J J van Wyk van die kombinasie Bothaville/Viljoenskroon op 15 September 1983 na die gemeente beroep. Die pastoriepaar word op 16 Oktober 1983 ontvang. Die egpaar het met groot ywer aan die werk gespring en die eerste sooi van die saal en kategese-lokale is slegs 5 maande na hul aankoms gespit. 1 September 1984 was die dag



**Die Pastorie – foto geneem in 1970.**

waarop die deure van die nuwe gebou (saal en kategese-lokale) oopgesluit is. 'n Oortrokke bankrekening is bekom om aan te vul waar die finansies te kort geskiet het. Met die ywer en beplanning wat aan die dag gelê is, het die gemeente slegs 'n bedrag van R854,95 aan rente betaal ten opsigte van die oortrokke rekening.

Volgens 'n beraming deur 'n argitek sou die boukoste van die projek R320 000 beloop. Deur gebruik te maak van 'n eie boukontrakteur en hulp van lidmate met aankope en eie arbeid sou dit na raming slegs R188 000 beloop. Na voltooiing was die totale uitgawes binne dié beraming.

Ds Van Wyk het dit op 'n volgende gemeentevergadering aan die gemeente gestel dat daar deurlopend met verdere bouprogramme voortgegaan sal word na gelang die fondse dit toelaat.

Gedagtig aan die besluit van die gemeentevergadering om deurlopend met die bouprogram voort te gaan het die fondse tot krediet van die gemeente op 11 Augustus 1985 weer momentum gekry met die eerste R10 000 en is daar vooruitsig gestel dat die bouprojek by C R Swart-laan begin sou word sodra die bedrag van R60 000-kerf bereik. Hierdie projek sal in fases voltooi word na gelang die fondse dit toelaat.

Die boukommissie rapporteer op 8 Februarie 1987 dat die oppervlakte van die plot voldoende is vir die oprigting van die beplande geboue. Die twee erwe in Mimosastraat is nie daarby ingesluit nie. Terselfdertyd word die planne van die geboue soos geteken deur die broeder H L Havenga voorgelê, en die totale kostes van die geboue word op R650 000 geraam. Die eerste fase, naamlik saal, kategese-lokale en 'n kombuis sou na raming R240 000 beloop. Sooispit het op 19 Maart 1988 plaasgevind en die hoeksteenlegging op 19 November 1988.

Vir die doel van kategese en kerkbywoning word die gemeente in twee gedeel. Om 'n eweredige verspreiding te kon doen, word die gebiede volgens munisipale indeling verdeel waarna die voorstede Wilropark, Breaunanda, Roodekrans en Helderkruinsig se kategese en sekere eredienste van Januarie 1989 af verskuif na die saal by C R Swart-laan.

'n Spesiale gemeentevergadering is op 9 April 1989 gehou om die moontlikheid van die beroep van 'n tweede predikant te bespreek. Die gemeente het besluit om 'n beroep uit te bring sodra akkommodasie gereed is. Enkele veranderinge was nodig om die woonhuis op die plot gereed te kry vir die doel van 'n pastorie.

**A Potgieter (Skriba).**



**Ds J A P van Tonder en gesin, eerste predikant van die gemeente, vanaf 1 April 1965 tot 31 Januarie 1967. Die fondament het hy stewig gelê, daarom kon die gemeente na sy vertrek vir twee jaar van vakantskap, sonder enige probleme voortbou. Hy en sy gade sal veral onthou word vir hulle gasvryheid en hulpvaardigheid ten opsigte van alle gemeentelike aktiwiteite. In die gemeente en opvoedkundige gebied het ds Van Tonder 'n leidende aandeel gehad.**



**P S van Staden**
**Koster: 31 Januarie 1965—31 Desember 1967**

# Kerkraad 1967



Voor v.l.n.r. M C B Steinmann, L E Wilken, ds J A P van Tonder, A Louw (skriba) en H F du Preez.
2de ry v.l.n.r. J J Esterhuizen, J L de Wet (Superintendent vir kategese), L Venter, L J Coetzee (Roodepoort), A A du Plessis (skriba vir registrasie) en J J Brown.
3de ry v.l.n.r. P J Louw, J B Herbst, H B Klopper, A P Loggenberg en P S van Staden.
Agter v.l.n.r. P G Bekker, C C Strydom, J L Otto, J W Lotz en J M Bezuidenhout.

# Hy het die Sendingtaak van die Kerk voortreflik gedien



**Ds J A P van Tonder**

Ds J A P van Tonder het in 1950 predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, geword. Gedurende die jare 1950–1973 het hy die gemeentes Dordrecht, Swartruggens, Rustenburg, Roodepoort, die kombinasie Horison/Ontdekkers en Fonteinedal bedien.

In 1973 is hy voltyds benoem as Superintendent vir Sending. Die sending was ds Van Tonder se lewenstaak. Hy was van vroeg in sy loopbaan af in die kerk se sendingwerk geïnteresseerd en daarby betrokke. Reeds in 1967 is hy as deeltydse Superintendent benoem. Hy het daadwerklik help lê aan die fondamente van die kerk se sendingwerk. Maar dit was veral die aanloop tot die totstandkoming van 'n selfstandige Sendingkerk, die Hervormde Kerk in Suidelike Afrika, gedurende die jare 1973 tot 1977, wat hy eiehandig kon help stuur en lei.

Ds Van Tonder se persoon en werk is altyd gekenmerk deur beskeidenheid. Grootdoenigheid het nie plek gehad in sy lewe nie. Hy het altyd geglo dat weerstand teen die sending beter oorwin sal word deur rustig met die werk voort te gaan as om die sendingwerk aan lidmate van die kerk op te dring.

Die selfstandigheid van die Hervormde Kerk in Suidelike Afrika het hy met die grootste respek bejeën en altyd jaloers daaroor gewaak. Hoewel altyd teenwoordig en bereid tot advies, sou hy dit slegs gee wanneer hy daarom gevra is. Daarom is hy deur die Hervormde Kerk in Suidelike Afrika vertrou en met hoë agting bejeën. Daar is gewoonlik na die oorwoë en rustige advies wat hy gegee het, geluister.

Ds van Tonder is op 27 Maart 1989 skielik oorlede terwyl hy besig was om aan te sterk na 'n hartomleiningsoperasie. Hy is op 31 Maart 1989 uit die kerkgebou van Pretoria-Oos begrawe.

Dit is dus vir die gemeente van Horison, waar hy vir byna twee jaar die herder was, 'n groot eer om hulde te bring aan hierdie groot kerkman. Mag sy nagedagtenis in die anale van die kerk se geskiedenis nooit vervaag of sterf nie. Verder is dit ons bede dat die Heer van die Kerk in wie se wingerd hy nege en dertig jaar gearbei het, aan mevrou Van Tonder en haar kinders Sy vertroostende genade sal skenk en vir hulle altyd 'n God van naby sal wees, en hulle sal lei in die lig van Sy liefde.

**Ouderling A A du Plessis**



**A Louw**
**Skriba: 31 Januarie 1965 – 1 Desember 1967**

Gebore op Brakpan op 20 Januarie 1929. Sy ouers verhuis later na Eikenhof waar hy dan ook sy laerskoolloopbaan afgesluit het. Hy matrikuleer aan die Vereenigingse Hoërskool aan die einde van 1946.

Albert was 'n groot sportman en het veral uitgeblink op die gebied van rugby en krieket.

Op skool het hy reeds vir die eerste rugbyspan gespeel en het later vir senior klubs oa Diggers en Rand Leases op die veld gedraf. Hy het ook lank as skeidsregter opgetree.

Op 8 Januarie 1951 word hy in die Hervormde Kerk van Turffontein in die huwelik bevestig met Johanna Anna Louisa van Schalkwyk (Joey). Uit die huwelik is ses kinders gebore, vier seuns en twee dogters. In 1952 verhuis die jong egpaar na Roodepoort waar hy hom heel gou op kerklike gebied onderskei het. Om vir die kerk te werk, was vir hom altyd 'n plesier en voorreg. Hy was lid van die kerkraad van die Gemeente Roodepoort. Met die afstigting van die Gemeente Horison in 1965 word hy as skriba verkies en het dit gebly tot aan die einde van 1967.

Albert was 'n streng maar liefdevolle vader vir sy kinders en het nooit nagelaat om die nodige aandag aan hulle te skenk nie. Om by hulle aan huis te kom, was altyd aangenaam want aan gasvryheid het dit nooit ontbreek nie.

Hy het met tussenpose op die kerkraad gedien, eers as diaken en later as ouderling. Tot sy dood was hy werksaam by die S A Instituut vir Mediese Navorsing, Johannesburg. Ons eer sy nagedagtenis en sal hom onthou as 'n persoon wat geen vrees geken het nie. Hy het altyd standpunt ingeneem, of ander met hom saamgestem het aldan nie.

Die begrafnisdiens op Saterdag 23 November 1974 is gelei deur ds W P van der Merwe, die plaaslike leraar, terwyl ds Frikkie Beytell die verrigtinge by die graf afgesluit het.

**A A du Plessis**



**G P J Woest**
**Kassier: 31 Januarie 1965 – Augustus 1965**
**(Oorlede 3 September 1965)**

Gysbert Petrus Johannes Woest is op 9 Mei 1913 op die plaas Doringspruit, distrik Krugersdorp gebore. Hy was die sesde van elf kinders.

Hy matrikuleer aan die Hoërskool Monument te Krugersdorp in 1931, waarna hy vir 'n paar jaar terug is plaas toe.

Gedurende 1936 word hy aangestel as adjunkgeregsbode van die hof te Krugersdorp. Hy het hom gou self bewys as 'n baie lojale mens en amptenaar. Later maak hy Roodepoort sy tuiste waar hy op 4 Februarie 1939 in die huwelik tree met Susanna Cornelia Snyman. Uit dié huwelik is twee seuns, Gerrit en Thys, asook drie dogters, Hester, Jeanetta en Petru, gebore.

Hy bewys homself, 'n toegewyde gesinsman te wees, en gee aan al die kinders 'n Universiteitsopleiding as erfenis.

In 1953 word hy aangestel as geregsbode van die hof.

Op die kerklike akker het hy ook diep spore getrap. Hy het die amp van kassier van die Gemeente Roodepoort vir etlike jare met waardigheid en toewyding beklee.

Met die afstigting van die Gemeente Horison, van die Moedergemeente Roodepoort op 31 Januarie 1965, word hy as kassier verkies. Hy het hierdie amp slegs vir 'n paar maande beklee, want op 3 September 1965 is hy skielik oorlede. Ons eer sy nagedagtenis.

# Kombinasie Horison/Ontdekkers

Op 17 Februarie 1965 is daar onder die handtekeninge van di. J A P van Tonder, D J A G du Toit, diaken Albert Louw en ouderling G W T Oosthuizen die kobminasieooreenkoms tussen die twee gemeentes aangegaan.

Ds J A P van Tonder word die eerste predikant met standplaas Horison. Hy het die gemeentes bedien vanaf April 1965 tot einde Januarie 1967 toe hy die beroep na die Gemeente Fonteinedal, Pretoria, aangeneem het.

Albei gemeentes was in hierdie stadium nog sonder 'n kerkgebou en moes van ander lokale gebruik maak om die evangelie sy voortgang te laat lê. So was die Laerskool Jozua Naude die plek waar die Gemeente Horison aanbid het terwyl Ontdekkers van die kerkgebou van die Metodiste-gemeente van Discovery gebruik kon maak. Die Laerskool Gustav Preller het later as kerkgebou gedien tot en met die ingebruikneming van hulle eie kerkgebou.

Vir die daaropvolgende twee jaar moes daar van die hulp van konsulente gebruik gemaak word. Eers die 19de beroep wat uitgebring is, het geslaag toe proponent Frikkie Beytell besluit het om die herderstaf hier te kom opneem. Die nuwe pastoriepaar is in die gemeetes ontvang op Saterdag 25 Januarie 1969. Ds Beytell is dieselfde aand deur ds F J H Buitendag bevestig in die kerkgebou van die Gemeente Roodepoort. Hoewel die gemeente vir twee volle jare vakant was, het dit nogtans aan werkywer en geesdrif vir die saak van die Meester nie ontbreek nie. Die gedagte aan 'n eie kerkgebou het reeds by elk van die gemeentes sterk posgevat. Horison was dan ook die eerste bevoorreg om op 20 Junie 1970 die eerste sooi vir hulle kerkgebou te kon spit. Op 17 Oktober van dieselfde jaar is die hoeksteen gelê deur ds F



I. VERTOLKING.

Die bepalings van hierdie ooreenkoms moet met die Kerkwet saamgelees word en vervang dit in geen opsig hoegenaamd nie. Indien dit uit die vertolking van 'n bepaling van hierdie ooreenkoms blyk dat dit enigsins strydig is met die Kerkwet, is die Kerkwet onvoorwaardelik van toepassing.

AldUS AANGEGAAN EN ONDERTEKEN TE ROODEPOORT OP HIERDIE SEWENTIENDE DAG VAN FEBRUARIE 1965 DEUR DIE ONDERGETEKENDE GEMAGTIGDE VERTEENWOORDIGERS VAN EN NAMENS –

DIE GEMEENTE HORISON: DIE GEMEENTE ONTDEKKERS:

VOORSITTER. VOORSITTER.

SKRIBA. SKRIBA.

Beytell. Die feesrede by hierdie geleentheid is gelewer deur wyle ds P J J Venter.

Op Saterdag 5 Junie 1971 word die deure van die nuwe kerkgebou deur mev I Beytell oopgesluit en kon die gemeente die sierlike Godsgebou binnegaan. Prof dr Ben Engelbrecht het in die erediens voorgegaan. Die teks van oordenking was uit Ps 122:1 wat ook die teks op die hoeksteen is: – LAAT ONS NA DIE HUIS VAN DIE HERE GAAN.

Dit was die twee gemeentes se voorreg om ds en mev Beytell vir amper drie jaar in hulle midde te kon hê. Op Sondag 7 Maart 1972 maak ds Beytell bekend dat hy 'n beroep na die Gemeente Waterberg ontvang het en op Sondag 19 Maart deel hy die gemeentes mee dat hy die beroep aangeneem het en neem hy dan ook op Sondag 9 April 1972 van ons afskeid.

Die vakantskap van die kombinasie was hierdie keer van korte duur, want slegs die tweede beroep wat uitgebring is, het geslaag. Ds W P van der Merwe van die kombinasie Bloemhof/Makwassie neem die beroep hierheen aan, en word op Vrydag 20 Oktober 1972 ontvang.

Teen hierdie tyd het Ontdekkers ook al ver gevorder op die pad na 'n eie plek van aanbidding en het dan ook op 8 Junie 1974 hulle nuwe kerk kontant in gebruik geneem. Prof dr J P Oberholzer, Voorsitter van die Hoogeerwaarde Algemene Kerkvergadering, was die prediker by hierdie geleentheid.

Die twee gemeentes het nou al vinniger beweeg in die rigting van selfstandigheid.

Na wedersydse besluite van die twee kerkrade word ooreengekom om die kombinasie op 31 Desember 1975 te beëindig. Ds Van der Merwe besluit om by die Gemeente Horison te bly.

Donker oomblikke was die gemeentes ook nie gespaar nie. Gedurende die verbintenis van amper 11 jaar moes die gemeentes dikwels om die oop graf van 'n steunpilaar staan. So ook, op 11 November 1974, moes finaal afskeid geneem word van ouderling G W T Oosthuizen van Ontdekkers en pas twee weke daarna, op 23 November 1974, van Albert Louw, hulle wie se name onherroeplik verbind sal wees aan die gewese kombinasie. Dit

was 11 jaar van hartlike samewerking in die wingerd van die Heer. Mag Hy, wat in Sy ewige raadsbesluit dit goed gedink het om ook op hierdie plekke vir Hom gemeentes byeen te roep, hulle in Sy genade en liefde lei tot die einde toe, en mag elke lidmaat in die geloof versterk word om te volhard op die weg as pelgrimsreisiger na die ewigheid.

Ten slotte. Dit was my voorreg om skriba van die kombinasie te wees vir 8 jaar. Wat 'n ervaring! Ek moet getuig dat ek veel geput het uit die geestelike rykdomme en baie geleer het van die dinge wat betrekking het op die groei en bloei van Gods koninkryk op aarde.

**Ouderling A A du Plessis**
**Skriba**



Ds en mev Beytell, tweede pastoriepaar van die gemeente. Na die 19de beroep kon die gemeente op Saterdag 25 Januarie 1969 sy nuwe pastoriepaar ontvang. Ds Beytell is dieselfde aand bevestig in die kerkgebou van die Gemeente Roodepoort. Aan ywer het dit, beide ds en mev Beytell nie ontbreek nie want pas agtien maande na hulle aankoms is die eerste sooi vir 'n kerkgebou gespit. Op 17 Oktober 1970 is die hoeksteen gelê en op 5 Junie 1971 word die deure van die kerk oopgesluit. Die kerkraad en gemeente se dank en waardering aan ds en mev Beytell vir die harde werk. Mag hulle nog lank vir die kerk gespaar word.

# Kerkraad 1971



| | | |
|---|---|---|
| **Voor** | **:** | **Oudle. J F Vorster, F J C le Roux, J F Bothma, ds F Beytell, A A du Plessis (skriba), J L de Wet, B J van Staden.** |
| **Tweede ry** | **:** | **Oudle P W Brewis, J S Roberts, M C Potgieter, G van der Straaten, A Potgieter, A J Joubert.** |
| **Derde ry** | **:** | **Diakens A Louw, C C Strydom, J Coetzee, P J Louw, A J Groenewald, G J Bothma, G G L Venter.** |
| **Agter** | **:** | **Diakens L E Wilken (kassier), J J du Toit, J G Jacobs, G A Booysen, P M Volschenk, L P Oosthuizen, J L Barnard, F A Blignaut.** |
| **Afwesig** | **:** | **(Oudle J L Kleinhans, J J Esterhuizen, J A Young, G Potgieter. M C B Steinmann, D J C Marais, P S Oelrich. Diakens H J Swart, L P Siemens, W H A Potgieter.** |

## Katkisante van die Nederduitsch Hervormde Gemeente, Horison
## 26 April 1969

Voor (Links na Regs): Wiekie Vorster, Oudl AA du Plessis, Ds F Beytell, Oudl JL de Wet, Hedy Baars.
Middel (Links na Regs): Fanie Cornelius, Jan Jacobs, Coert van Dyk, Deric Joyce, Elsa Barnard, Eugenie du Toit, Marthie Oosthuyzen.
Agter (Links na Regs): Johan Luus, Carel Jacobs, Hans Dodds, Albert Louw, Frederich Frauendorf, Gerhardus Pretorius. Barrie Visser.

# Finansiële- en Boukommissie 1971



Finansiële- en Boukommissie 1971

Voor : P M Volschenk, J F Bothma, mev L Louw, ds F Beytell, mev A Strydom, J L de Wet, J P B Prinsloo.
Agter : L E Wilken, C C Strydom, M C Potgieter, J J du Toit, J Bezuidenhout, B J van Staden.
Afwesig : J A Young, D J C Marais.

# Katkisante Ned Herv Kerk – Horison
1 Augustus 1971



**SITTENDE:** **Oudl J F Bothma, S Oosthuizen, E Frauendorf, Ds F Beytell, E J de Beer, W Dodds, Oudl J L de Wet.**
**STAANDE:** **J D Stapelberg, C de Wet, C Volschenk, L Gnäde, S J N Smuts, G C Smith. Afwesig: B Velthuyzen.**



**Huidige kerk en saalkomplèks**



**Konsistorieboek in gebruik tydens inwyding van kerkgebou. 5 Junie 1971.**



**Hoesteenlegging van kerkgebou – 17 Oktober 1970.**

# NHSV – 5 Junie 1971



**Voor:** Mevv S Volschenk, H van Staden, H Brown, A Strydom, R Cronjé, L Louw, B Ras.
**Agter:** L Coetzee, D de Beer, A Bezuidenhout, M Potgieter, F Visser, M Loggenberg, E Wilken.
**Afwesig:** Mevv I Beytell, J Louw.

"Kom, susters, slaan die hande
steeds vaster in mekaar;
tot troue liefdesarbeid
óm Christus ons geskaar".

Dit is die eerste strofe van ons NHSV-lied, die woorde deur prof dr B Gemser.
Musiek: Prof W Mathlener (Mooi nê?)

Die NHSV van Horison is op 4 Februarie 1965 gestig onder leiding van mev H van Tonder. Ons was 15 dames by die eerste vergadering in die pastorie. Van hierdie groep stigterslede is daar nog net een oor wat ononderbroke aan die NHSV behoort; sy is darem nog aktief betrokke!

Ons bring hulde aan ons voorsitsters: Mevv H van Tonder, S Woest, I Beytell, A van der Merwe en ons huidige mevrou A van Wyk.

Dames wat almal gewillig was en nog is om nie net leiding te gee nie maar ook daadwerklik die take saam aan te pak.

Ons gee spesiale ruikers aan ons tesourieres: Mevv Vossie de Lange, Lucy de Wet, Lettie Louw, Rina Cronje, Heila Pheby, Agnes Celliers en Ans Andrew.

Hierdie dames het altyd die NHSV se belange eerste geplaas. Baie keer is huis en gesin verwaarloos om hulle plig te doen. Ons geld? – Altyd goed belê en veilig!

Ons sekretaresses: (Voordat hulle sekretarisse geword het!) 'n Baie groot dankie! Mevv E Joyce, H Brown, M van Aswegen, M Potgieter, M Bothma en Riana Kok.

Altyd op hul pos. Altyd op hoogte van die jongste besluite en opdragte van die bestuur of van Hoofkantoor.

Die NHSV is 'n welsynsorganisasie. Jaarliks word 'n aansienlike bedrag uitbetaal aan verdienstelike organisasies. Behalwe verpligtinge aan die Hoofbestuur, word ondermeer aan die volgende donasies gegee: Ouetehuise, weeshuise, Bybelverspreiding, Huis de la Rey, Wesrandse Skool, Trans Oranje Skool, Gateway en nog baie meer. 'n Groot deel van ons donasies word in Roodepoort versprei.

Spyseniering bly nog altyd vir ons 'n baie groot bron van inkomste. In die begindae, voor die kerk en saal gebou is, moes die breekware aangery word van die pastorie af. Hier kon ons altyd op die manne se hulp staatmaak. Baie dankie! Wat sou ons sonder julle vermag het!

Sal ons ooit vergeet dié keer toe ons in die vroeë oggendure (was dit nou 3 uur of 4 uur)? die laaste borde afgedroog het!

Dit is darem 'n lekker gevoel om terug te staan en ons mooi gedekte tafels te bekyk!

Geld is ook ingesamel met tee-aande, verkopings van truie wat ons by Wolknit aangekoop het en die Gemeenskapskas.

Ekstra lekker was die heerlike konsert wat Gert Potgieter vir ons in die stadsaal gehou het. Al die kunstenaars het gratis opgetree en die stadsaal was stampvol. Lucy het dit vir ons georganiseer.

Die NHSV kon die kerk se bouprogram daadwerklik steun. Ons kon bv die orrel aankoop, matte laat lê, die kombuis toerus, gordyne aankoop, die stoep laat toebou, die tuin uitlê en vele meer.

Ons dink aan susters wat nie meer in Roodepoort woonagtig is nie: Hettie Brown, Lettie Louw, Anna Bezuidenhout, Bettie Ras, Baby Botha, Mara Venter en Frieda Visser. (Friedatjie, altyd reg met koffie of tee terwyl die ander borde pak). Lekker saamgewerk, grappe gehad, soms gekla ook as die voete pla.

Met heimwee vertoef ons 'n rukkie en raak stil as ons dink aan daardie susters wat ons vooruitgegaan het: Heila Pheby, Ella Esterhuizen, Dienie de Beer en mevrou A van der Merwe. Vroue waarop almal trots kan wees. Hulle monumente: Naasteliefde en diensbaarheid en 'n mooi herinnering.

Sonder die genade van ons Hemelse Vader, sou ons nie met soveel dankbaarheid kon terugkyk op wonderlike, geseënde jare nie. Aan Hom al die eer.

Mag die NHSV-leuse altyd vir ons as inspirasie dien:

**"WEES 'N SEËN"**

**Ans Strydom**

# Die Kategese

Op die gemeentevergadering van Sondag 31 Januarie 1965 is ouderling J L de Wet as die eerste Superintendent van Sondagskool en Kategese verkies en het hy die pos beklee tot Desember 1975.

Ouderling J J Brown is op die eerste Kerkraadsvergadering van Februarie 1965 as Sondagskool- en Kategesehoof verkies en is opgevolg deur diaken H Barnard en later deur ouderling J Roberts. Hulle het elkeen voortreflike werk gedoen en kon 'n stewige fondament lê. Soos dit destyds die gebruik was is kennis bekom deur lesings en referate by te woon wat jaarliks aangebied is deur die Raad vir Kategese, Jacob Mareestraat, Pretoria.

Daar was min fondse, maar konserte en filmvertonings is aangebied wat uiters suksesvol was, in so 'n mate dat die kerkklok tydens die inwyding van die kerkgebou op 5 Junie 1971 deur die kategese geskenk is. Die kinders roep dus elke Sondag die lidmate van die gemeente op tot aanbidding deur die gebeier van die kerkklok. In die saal van die Laerskool Joshua Naude is daar vanaf die eerste Sondag van Februarie 1965 kategese aangebied aan ongeveer 60 leerlinge waaronder die latere ds P S van Tonder ook was. Dit is ook verblydend om die jong manne en dames van destyds, vandag te ken as getroue kerkmense wat hulle plek volstaan in die kerkraad en die NHSV.

In 1976 neem ouderling H C van der Merwe die leisels oor as Superintendent vir Kategese in die gemeente. Bygestaan deur ouderling H F B du Toit, gaan die kategese in die gemeente gedurende die tydperk 1976–1986 verder vooruit.

Deur die volhardende samewerking van 'n span begeesterde kategete is daar in hierdie tyd groot vordering gemaak ten opsigte van die verandering in die benadering tot kategese in die gemeente. Een van die kategete, ouderling A S Cilliers, dien dan ook gedurende hierdie tydperk by Kital tydens die ontwikkeling en samestelling van die nuwe kategesehandleidings.

Daar is ook in hierdie tyd begin met 'n poging om die kategesebedrywighede in die ring te koördineer en die Ringsraad vir Kategese het tot stand gekom. Ouderling van der Merwe het van die ontstaan van die raad tot in 1986, as Ondervoorsitter van die Raad gedien. In Augustus 1982 woon ouderling van der Merwe 'n kursus by vir jeugleiers en kategesehoofde by Roodeplaat. Die tegnieke en inligting wat tydens die kursus aangeleer en ingewin is, is met groot vrug teruggeploeg in die gemeentelike kategese.

Gedurende September 1984 is die saal en kategeselokale by die kerkgebou in Horison in gebruik geneem. Onmiddellik het dit 'n dramatiese verbetering teweeg gebring in die omstandighede waaronder die kategete die klasse moes lei. Nog

was dit het einde niet. Die getal kinders het steeds toegeneem tot 'n totaal van sowat 300 in 20 klasse. Elke moontlike hoekie is gebruik om die klasse te akkommodeer.

In Mei 1986 tree ouderling van der Merwe uit as Kategesehoof en word opgevolg deur ouderling M G Engelbrecht.

Daar kan seker met veiligheid beweer word dat die kroos van Horison 'n baie groot rol gespeel het in die verdere boubedrywighede van hierdie gemeente. Toe dit op 'n stadium nodig geword het om die finalejaarsklas in die aande te katkiseer, het van die ouers beswaar gemaak. Dit het daartoe bygedra dat daar op 'n gemeentevergadering besluit is om ondersoek in te stel na die moontlikheid van 'n tweede lokaal op die Princess-plot. Hierdie aksie het tot gevolg gehad dat die saal en kategeselokale aldaar gedurende Januarie 1989, te midde van groot chaos, maar ook groot vreugde, betrek is. Daar is tans sowat 360 kinders en 25 kategete.

Sedert 1986 het 140 kinders belydenis van geloof afgelê. In hierdie tyd is katkisante op kampe geneem, waar hulle ook bewus gemaak is van die Gemeenskap van die Heiliges, sodat hulle mekaar beter kon leer ken. Die kinders is verbonde aan 8 verskillende hoërskole en het geen ander geleentheid om mekaar te leer ken nie. Kan 'n mens ooit die heerlike dae van pret, gesels, swem, erediens onder die bome, Dawie Smith se feestelike kospotte en al die slapelose nagte vergeet.

In die kategeseklasse was en is die uitgangspunt altyd dat die kategeet saam met die kinders die Woord van God verken en leer van Sy versoenende genade. Kategese kan nie van die kinders gelowiges maak nie. Dit is immers die werk van die Heilige Gees. Die kategete werk egter in vennootskap met die ouers om die kinders te lei om God te leer ken sodat geloof uit die kennis kan spruit. Kategese neem dan ook altyd plek in naas die erediens.

Dit is met dankbaarheid dat ons kan sê dat daar altyd genoeg mense was wat hulleself beskikbaar gestel het om die taak van kategeet met entoesiasme en getrouheid te behartig. Daar is tans verskeie kategete wat reeds meer as 5 jaar betrokke is. Dit is inderdaad 'n voorreg om met 'n groep kinders in standerd 3 te begin en met hulle saam te leef totdat hulle geloofsbelydenis aflê.

En om baie jare later te verneem dat daardie "kinders" getroue lidmate van die kerk is.

In die kategese is ook gereeld piekniek gereël, muntlegging gehou vir Bybelverspreiding, byeenkomste van die junior jeug gehou en deelgeneem aan kategesediplomatoetse. Die afsluiting was ook altyd besondere geleenthede.

Vir al die wonderlike gawes kan ons slegs met dankbaarheid op ons knieë gaan en God loof omdat Hy dit vir ons moontlik gemaak het om Sy evangelie vir die afgelope 25 jaar aan ons gemeente se kinders te verkondig.

**J L de Wet**
**H C van der Merwe**
**M G Engelbrecht**



**Sooispit-kerkgebou – 17 Junie 1970.**
**Ds Beytell kyk toe terwyl die burgemeester, ouderling Danie Marais, die eerste sooi spit.**

# Nuwe Lidmate van die Ned Herv Gemeente Horison
## Mei 1973



**Ry 1: Oudl J L de Wet, A de Wet, L Volschenk, Ds W P van der Merwe, M Benadé, A Bezuidenhout, Oudl J F Bothma.**
**Ry 2: H Pretorius, P de Beer, H van Dyk, A Groenewald, A Frauendorf, J van Rooyen.**
**Ry 3: R le Roux, T Viljoen, J Frauendorf, J Strydom.**

# – Kerkraad van die Ned Herv Gemeente Horison – November 1975



**Ry 1: Oudle: B J Visser, J M Bezuidenhout, A Potgieter, J A Young, Ds W P van der Merwe, A A du Plessis (Skriba), J S Roberts, J F Bothma (Hoof van Sondagskool), J L Gnade.**
**Ry 2: Oudle: W H A Potgieter, L E Wilken (Kassier), A P Loggenberg, H J L Andrew, H S de Beer. Diakens: G A Booysen, P S Young, W G Dirker, P J van der Merwe.**
**Ry 3: Diakens: P Vorster, J P Broodryk, W J Reyneke (NHJV Voorsitter), H J Swart, C C Strydom, T P Barnard, B J de Lange.**

# Kerkraadsfoto by Geleentheid van Ds W P van der Merwe se Afskeidspreek – Mei 1983



**VOORSTE RY:** Oudl H C van der Merwe, J W van Rooyen, B P van den Berg, F J C le Roux, J W Lotz, C C A Greyling (Skriba), Ds W P van der Merwe, A A du Plessis (Uittredende Skriba), L E Wilken, A P Loggenberg, J S Bronkhorst, D M J van Vuuren.

**TWEEDE RY:** Oudl F W Wolff, (diak) H T Vorster, H S Roberts, R W Brune, H S de Beer, G J le Roux, C E G Breytenbach, G A van der Straaten, W J Kok, A A van der Westhuizen, C J Henderson, P M Breedt, H F B du Toit, C D Pretorius, A S Celliers.

**DERDE RY:** Diaks S Vorster, J C Roodt, J van Zyl, C D Joubert, C C de Witt, Mnr G J Bothma (Kassier), L S D du Plessis, P S van Staden, W A Truter, D J Fourie, J G R Harmse.

**AGTERSTE RY:** Diaks K L Bruwer, D J van Schalkwyk, H J Swart, H J de Lange, J G Jacobs, C D Steinman, R J H Mulder, A J Botes, J J Marais.

**AFWESIG:** Oudl H W J Ras, J J Esterhuizen, D A Barnard, S H Young, A Barnard, A Potgieter, J Visagie, D J Smith. Diaks J H Rosseau, W C Steyn, C H P Botha, G F J Bothma, J Neil, B P Huyzer, L C van Vrede, E P W Swanepoel, P C Esterhuizen, T F Dreyer.

# – Ds W P van der Merwe

## Curriculum Vitae



**Ds en Mev W P van der Merwe.**
**(20 Oktober 1972–16 Augustus 1983)**

Ds W P van der Merwe is gebore op 23 Julie 1918 te Palanko, Humpata, Angola, as vyfde kind van Petrus Johannes en Engela Magdalena Elizabeth née Oosthuizen. Saam met 'n ouer broer en suster is hy op 17 November 1918 deur ds P van Drimmelen op Humpata gedoop.

In 1928 het hy saam met die familie die trek na Suidwes-Afrika meegemaak en het sy skool-opleiding eintlik op die plaas Wintershoek in die distrik van Otjiwarongo op Dinsdag 23 Julie 1929, op sy verjaarsdag begin. Later, nadat sy ouers van die plaas Damietta na 'n plaas, later genoem Welgeluk, in die Waterbergse omgewing getrek het, het hy by 'n meneer Schutte, wat later predikant in die Nederduitsch Gereformeerde Kerk op Piketberg geword het, ingewoon.

Na aflegging van die Std VI-eksamen op Moravia in Julie 1935 is hy in 1936 na die Windhoekse Hoërskool. Op 12 Desember 1936 het hy by ds A J G Oosthuizen belydenis van geloof afgelê. Nadat hy gematrikuleer he is hy in 1940 na die Universiteit van Pretoria waar hy die grade B A/B D verwerf het. Op 12 Desember 1945 is hy gelegitimeer en beroepbaar gestel.

Na aanname van die beroep na die gemeentes van Parys en Venterskroon is hy op 9 Maart 1946 deur ds J J Prinsloo op Parys georden en op 20 April deur ds P J J Venter op Venterskroon bevestig. Op versoek van ds T F J Dreyer (snr) moes hy vanaf 8 Julie 1946 ook die Gemeentes Van Drimmelen en Outjo as konsulent besoek en bedien en later Otjiwarongo en Tsumeb/Grootfontein en het ook daarna Angola (1948) en Noord-Rhodesië (1950) besoek en bedien.

Na Parys/Venterskroon (1946–1950) het hy ook die volgende gemeentes bedien: Bosmansrust/Leeudoringstad/Makwassie (1951–1954), Mafeking/Goede Hoop/Stella en (as konsulent) Molopo (1955–1956), Sasolburg, ook tydelik Vredefort (1957–1966), Bloemhof (1966–1972), Horison/Ontdekkers (1972–1975) en Horison 1975 tot 16 Augustus 1983, presies 50 jaar nadat hy 'n Afrikaanse Bybel van sy onderwyser, meneer Schutte, as geskenk ontvang het.

Hy het gedien op skoolrade (vise-voorsitter), hoërskoolkommissies (ook voorsitter), laerskoolkommissies (voorsitter) en Sasolburgse Kindersorgvereniging (voorsitter), vergaderings van die Bloemhof-dorpsraad (voorsitter).

Hy was ringskriba: Potchefstroom- en Bloemfontein-ring, en vise-voorsitter van die ringe van Makwassie en Roodepoort.

Op 12 Desember 1944 is hy in die huwelik bevestig deur ds P W A Bierman van Losberg (Fochville) met Anna Elizabeth Strauss, gebore 21 April 1923, dogter van Hermias Cornelius en Martha Magdalena née Dreyer.

Mev Van der Merwe het na jarelange troue diens in die koningkryk van God saam met haar eggenoot, in die vroeë oggend van 26 Januarie 1989 onverwags en sag heengegaan om by die Vader te wees, ewig in die hemele.

Kinders uit die huwelik gebore:

Martha Magdalena getroud met professor T F J Dryer,
Engela M M E getroud met R W Brune,
Petrus Johannes getroud met Petronella M du Plessis en
Hermias Cornelius gebore 24.7.1967.



**Ds en Mev van der Merwe.
Mev het ons in 1989 ontval.**

# Ds en Mev Van Wyk en hul kinders



Johannes Jacobus van Wyk is op 24 Oktober 1955 gebore in Johannesburg en het groot geword in die voorstad Newlands. Hy is die jongste van sewe kinders. Sy skoolloopbaan het begin aan die Laerskool Albertskroon waarna hy matrikuleer aan die Hoërskool Helpmekaar.

Hy verrig sy militêre diensplig in die Staatspresidentswag waarna hy na die Universiteit van Pretoria gaan om in die teologie te studeer.

Hy ontmoet sy vrou Alida Christina (geb Rootman) op die eerstejaarskamp van die studentegemeente. Sy is gebore op 15 Maart 1956 as die jongste van vier dogters. Sy word groot in die distrik Rustenburg op 'n plaas naby Marikana. Haar skoolloopbaan begin aan die Laerskool Kafferskraal (nou bekend as Laerskool Pres Van Rensburg) en sy matrikuleer aan die Hoërskool Rustenburg. Sy behaal die BA-graad aan die Universiteit van Pretoria.

Die egpaar is op 29 Januarie 1977 getroud. Nadat ds Van Wyk afstudeer het, bedien hulle die gemeente Bothaville/Viljoenskroon vanaf Januarie 1982 en is sedert Oktober 1983 in die gemeente Horison. Uit die huwelik is vier kinders gebore. Hulle is in volgorde van ouderdom: Abraham, Magrietha, Frans en Johannes.



**Inwyding van die Alida van Wyk Saal**
**1 September 1984**
**(Ouderling A A du Plessis aan die woord)**



**Tydens die hoeksteenlegging-seremonie – 19 November 1988.**



**Ds Johan van Wyk, spit die eerste sooi van die tweede kerksaal te C R Swartrylaan Princess – 19 Maart 1988.**

# Kategete – Mei 1989



V.l.n.r.

| | |
|---|---|
| Voor: (mat) | René Janse van Vuuren, Iona Wentzel. |
| Voor: (sittende) | Sanri Smith, Bettie van Wyk, Thys Engelbrecht, Rina Maré, Dawie Maré, Tracey van Rooyen. |
| Middel: | Hester Steinman, Wilma Pieterse, Denise van Dÿk. Frensie Jacobs, ds Johan van Wyk, Dawie Smith, Claurie Smith, Marié Scholtz. |
| Agter: | Byril Nortjé, Retha Swanepoel, Carl Steinman, Jan Swanepoel, Pieter Greeff, Engela Brune, Sandra Engelbrecht, Maans van der Merwe. |

# NHSV 1989



Voor: Linette Nolte, Cora Dubber, Annatjie Smit, Alida van Wyk, Riana Kok, Rika Esterhuizen, Ans Andrew.
Middel: Anna Combrink, Miriam Neethling, Joyce Volschenk, Miemie Loggenberg, Gry Bronkhorst, Esmei du Toit, Marie Potgieter.
Agter: Kotie du Plessis, Sarie le Roux, Marie du Bruyn, Petro Oosthuizen, Salomé Oosthuizen, Hettie Booysen, Marié Bothma, Nellie Nell.

# Kerkraad – Mei 1989



OUDERLINGE

Voorry: A M Hefer, J Visagie, W A Truter, P S van Staden, A Potgieter (Skriba), ds J J van Wyk, L van der Meer, F J C le Roux, P D Jacobs, J H Smit.

Tweede ry: J Cronjé, J W Bergsma, J W Lotz, B P van den Berg, G J le Roux, A A du Plessis, J W van Rooyen, J S Bronkhorst, P A Taljaard, G Richardson.

Derde ry: T E van Wyk, J F Bothma, M G Engelbrecht, C E G Breytenbach, J van Zyl, F W Volschenk, J Coetzee, D B du Preez, L G C B Scheepers.

Vierde ry: A S Celliers, P C Volschenk, J T Harmse, J L de Wet, H de Lange, D J Smith, D M J van Vuuren.

Afwesig: J H C Coetzee, D C Z Combrink, F M Nell, D S Jordaan, P J van der Merwe, S E Beeslaar, W J Kok, H F B du Toit, L J G Loader, J S Meyer, A A van der Westhuizen.

# Kerkraad – Mei 1989



DIAKENS
Voorry: J D van Dyk, M Gnade, M M Coetzer, J Myburgh, A G du Toit, ds J J van Wyk, H C Nolte, A J van Vuuren, V Landsberg, A Venter.
Tweede ry: G F J Bothma, J J Joubert, A Blignaut, C D Steinman, W A Truter, C J Esterhuizen, P de Magalaes.
Derde ry: H G Oosthuizen, D J Fourie, P C Esterhuizen, C S Neethling, G S M Pieterse, J G R Harmse, N du Preez.
Vierde ry: J J du Preez, G J Maree, P B Entres, J A le Roux, H J van Staden.
Afwesig: P A Bredenhann, P C Bodenstein, P S Oberholzer, P F Booysen, S Smit, S A Walters, H N Fourie, J H Swanepoel, J van der Merwe, L C van Vrede. J C Roodt, P R Koen, H von Beneke, G G van der Westhuizen, L Denner.

# Katkisante – Augustus 1989



V.l.n.r.

Voor: Deidre van der Merwe, Cornelia Coetzee, Elsabé de Beer, Thys Engelbrecht (Hoof), ds Johan van Wyk, Annandra Engelbrecht, Rika Myburgh, Doris van Niekerk.

Middel: Corlette Oberholzer, Amelia Bergsma, Daleen Henderson, Christo Kok, Gunter Dubber, Arno van der Westhuizen, Annemarié Muuren, Nelda Nortjé, Tania Volschenk.

Agter: André Pelser, Gert Scholtz, Daan vd Berg, Sias Esterhuizen, Willem van Wyk, Chris Pauley, Fanie Botha, Bredon Swart.

# Diensgroepe

## Groep-Bybelstudie

"Dra dan my juk en leer by My, want Ek is nederig en saggeaard. By My sal julle rus kry". Matt. 11:29.

In 1979 begin 'n handjievol vroue met groep-Bybelstudie. Die groepie groei mettertyd – soveel dat 'n groep bestaande uit mans en vroue een aand per week in die konsistorie vergader, asook 'n oggend-Bybelstudiegroep vir die susters met klein kindertjies, wat Woensdag-oggende in een van die susters se huise vergader.

Die aand-Bybelstudie het later doodgeloop maar die susters se oggend-Bybelstudie het, met 'n getal wat wissel van jaar tot jaar, voortgegaan.

Groep-Bybelstudie het vir ons kosbaar geword. 'n Uurtjie van stilword saam met medegelowige vroue met een doel voor oë: om in nederigheid te leer van ons groot Leermeester sodat ons deur Sy Gees vernuwe kan word. Hy alleen gee vir ons 'n begrypende hart en geestelike insig om Sy Woord te verstaan asook begrip om ons medemens te verstaan.

Groep-Bybelstudie beteken om saam met medegelowiges vreugde in Gods Woord te ervaar. Besprekings bring ons nader aan God en ook nader aan mekaar sodat die lief en leed van elkeen deur almal gedeel word.

Bybelstudies wat ons saam gedoen het die afgelope nege jaar sluit in –

Gesprekke met Jesus uit die Johannes-evangelie.
Markus.
Efesiërs, wat deur ds. J. van Wyk vir ons opgestel is.
Liefde wat Louter – handelend oor Hosea.
Ons kyk na 5 wonderwerke.
1 Petrus.
Die navolging van Christus.
Wat is en wat kom – Openbaring.

Blymoedig dink ons terug aan ons eerste vroue-oggend wat ons saam met vriendinne en moeders kon hou (Mei 1987). Selfbeeld: Verryking en Kreatiwiteit was die onderwerp van Molly Painter se praatjie. Sy het vir ons baie stof tot nadenke gegee, maar die een gedagte wat ons bybly is: Ek, die vrou, is beelddraer van God en net soos Hy van Homself gegee het, moet ek ook van myself gee.

Nog 'n verryking wat ons in herinnering roep was ds Tony Simpson se huweliksverrykingskursus, wat ons in samewerking met die Kerkraad kon aanbied. Blink oë en skelm drukkies die dag het ons daarvan verseker dat dit wat gesê en bespreek is, ore en harte warm gemaak het. Almal het erken dat die uitwerking van die kursus vir ten minste 'n maand waarneembaar was. (Moontlik moet dominee vir ons 'n soortgelyke kursus maandeliks aanbied?)

Die koste asook die beskikbaarheid van gehalte-leesstof lei ons op die pad van 'n eie biblioteek, wat boeke, video-bande en kassette op 'n uitleenbasis aan die gemeente beskikbaar stel. Die getal boeke is nog maar min, maar ons vertrou dat daar weldra baie meer sal wees. Die belangstelling en aanmoediging vanuit die gemeente is vir ons 'n versekering dat die biblioteek 'n sukses is.

Ten slotte, groot dank aan almal wat deur die jare aan die Groep-Bybelstudie behoort en gebou het. Dankie vir die verryking wat u aan ander gebring het. Ons roeping is nie om onsself voorop te stel nie, maar om ons Leermeester en Verlosser, Jesus Christus, voluit te dien.

**Bettie van Wyk**

## Diensgroep vir Bejaardes

Gedurende November 1985 is die gedagte om 'n diensgroep vir bejaardes te stig deur ds Johan van Wyk, die plaaslike predikant, geopper. Dit het algemene byval gevind. Alle persone bo die ouderdom van 60 jaar kon aansluit. (Terloops, ons wou niks daarvan weet om as "bejaardes" aangespreek te word nie – Ons is Senior Burgers).

Die nuwe jaar het dan ook pas begin toe 15 seniors op 12 Februarie 1986 vergader om aan die diensgroep beslag te gee.

Ouderling Andries du Plessis word sameroeper verkies – 'n pos wat hy tot en met die ter perse gaan nog beklee het. Die eerste Dagbestuur het soos volg daar uitgesien:

Ouderling Andries du Plessis en sy eggenote, Kotie, ouderling Jan Lotz en sy gade, Enna, ouderling Herman de Lange en sy wederhelf, Susan (Vossie) en dan ook ek wat die poste van sekretaresse en tesouriere sou beklee.

Ter stywing van fondse reël ons toe dat elke lid R5,00 per jaar betaal, en dat daar by elke byeenkoms wat elke tweede Woensdag van elke maand, (behalwe Desember) plaasvind, 'n koppie tee of koffie met die een of ander versnapering aangebied word teen betaling van R1,00.

Die Kerkraad sorg darem ook goed vir ons maar ons gaan grootliks onafhanklik voort.

'n Vol en afwisselende program word vir elke byeenkoms gereël. Daar word ook gereël vir daguitstappies per bus of met ons eie vervoer. Laasgenoemde vind egter minder gereeld plaas vanweë die hoë brandstofprys.

Ons hoop en vertrou dat ons groepie van krag tot krag sal gaan en in getalle sal toeneem en dus ook só as arbeiders in die wingerd van die Here mag dien.

**Susie Woest**

# Groep vir voorbidding

Na afloop van die kursus "Ontdek jou gawes" deur ds Flip Buys, het 'n groepie lidmate byeengekom om 'n groep vir voorbidding te stig. Uit die aard van die saak was dit 'n tree in die donker aangesien die funksionering van so 'n groep onbekend was en die bestaan van so 'n groep vreemd was. Heelwat kritiek is ook gelewer teen so 'n groep, waarskynlik omdat aangeneem is dat gereelde bidure gehou word, wat inderdaad nie die geval was nie.

Die groep is nie 'n "skinder-kliek" of 'n biduur groep nie, maar 'n groepie mense wat gebedstudie en voorbidding doen. Voorbidding is nie iets wat eksklusief tot 'n paar gelowiges behoort nie, maar is 'n taak wat deur elke gelowige getrou uitgevoer moet word. Dit is inderdaad 'n Bybelse opdrag.

Namate meer byeenkomste deur die groep gehou is, wat deur etlike kerkraadslede en gemeentelede asook die predikant, bygewoon is, het daar stelselmatig 'n werkswyse ontstaan wat die naam van die groep eerder verander het na 'n groep vir gebedstudie.

Tans hou die groep hulle besig met die bestudering van die modelgebed, die Onse Vader, wat deur Christus self aan ons gegee is in Matt. 6. Elke lid kry die geleentheid om een van die bedes van die gebed voor te berei en in 'n kort samevatting aan die groep oor te dra. Daarna volg 'n groepsbespreking van die bepaalde bede. So leer ons die omvattende en dieperliggende betekenis van die Onse Vader ken asook gebed in die algemeen. Voorbidding vir gemeenskaplike sake of vir bepaalde mense word deur elkeen van die lede individueel in hul eie binnekamer gedoen.

Ons is dankbaar dat ons deur die leiding van die Heilige Gees alreeds vir 3 jaar bymekaar kon kom om te besin oor die gesprek met God en dat ons besef dat in ons gebed- en lewenswandel, die mens altyd kleiner word en God groter.

Die groep word dan ook versterk deur die woorde in Joh 16: 23, 24. Dit verseker Ek julle: wat julle die Vader ookal in my Naam sal bid, sal Hy vir julle gee. Tot nou toe het julle nog nie in my Naam gebid nie. Bid en julle sal ontvang, sodat julle blydskap volkome kan wees."

**J H Smit**



**Ds W P van der Merwe, vorige leraar van die gemeente gooi die eerste graaf grond in die gat waarin 'n Olienhoutboom geplant is terwyl ds en mev Johan van Wyk toekyk – 19 November 1988.**

# Redaksie



Voor v.l.n.r.: Kotie van Staden, Bettie van Wyk, Pieter Volschenk, Joyce Volschenk, Andries du Plessis, Susie Woest, Marie Potgieter.
Middel v.l.n.r.: Pieter van Staden, Ben van den Berg, Vossie de Lange, Ansie Strydom, Hester Steinman, Herman de Lange.
Agter v.l.n.r.: Tonie Potgieter, ds J J van Wyk, Frans le Roux, Johan de Wet.

